10 Hierin is die liefde: nie dat ons God liefgehad het nie, maar dat Hy ons liefgehad het en sy Seun gestuur het as ‘n versoening vir ons sondes.

Johannes 3:16;

Want so lief het God die wêreld gehad, dat Hy sy eniggebore Seun gegee het, sodat elkeen wat in Hom glo, nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê.

**Gevolgtrekking:**

Die liefde van God word daarin geopenbaar dat Hy die grootste offerande bring wat in Sy mag was vir die wat Hy liefhet -- die gawe van Sy Seun vir die versoening van ons sonde. Offerande is die maatstaf van liefde.

Vergelyk:

Génesis 22:12;

En Hy sê: Moenie jou hand na die seun uitsteek nie, en doen hom niks nie; want nou weet Ek dat jy God vrees en jou seun, jou enigste, van My nie teruggehou het nie.

**Punt 6**

Jesaja 38:17;

Kyk, tot heil het die bitter, ja, die bitter lyde my geword; maar U, U het my siel liefgehad en getrek uit die kuil van vernietiging. Want U het al my sondes agter u rug gewerp.

Jesaja 55:7;

Laat die goddelose sy weg verlaat en die kwaaddoener sy gedagtes; en laat hy hom tot die HERE bekeer, dan sal Hy hom barmhartig wees; en tot onse God, want Hy vergeef menigvuldiglik.

**Gevolgtrekking:**

God se liefde word daarin geopenbaar dat Hy sonde vergewe.

**Punt 7**

Efésiërs 2:4-10;

4 Maar God, wat ryk is in barmhartigheid, het ons deur sy grote liefde waarmee Hy ons liefgehad het,

5 ook toe ons dood was deur die misdade, lewend gemaak saam met Christus -- uit genade is julle gered --

6 en saam opgewek en saam laat sit in die hemele in Christus Jesus,

7 sodat Hy in die eeue wat kom, kan betoon die uitnemende rykdom van sy genade in goedertierenheid oor ons in Christus Jesus.

8 Want uit genade is julle gered, deur die geloof, en dit nie uit julle self nie: dit is die gawe van God;

9 nie uit die werke nie, sodat niemand mag roem nie.

10 Want ons is sy maaksel, geskape in Christus Jesus tot goeie werke wat God voorberei het, sodat ons daarin kan wandel.

**Gevolgtrekking:**
God se liefde word daarin geopenbaar:
1) Dat Hy lewe aan diegene gegee het, wat dood in misdade en sonde was;
2) In, dat Hy hulle saam met Christus opgewek het;
3) In, dat Hy hulle saam met Christus in die hemele laat sit het;
4) Sodat Hy in, die eeue wat kom, kan betoon die uitnemende rykdom van Sy genade in goedertierenheid oor ons in Christus Jesus.

God het maar net begin om wonderlike dinge ten behoewe van ons te doen; die volheid van Sy liefde is nog nie eers tenvolle geopenbaar nie. Dit is maar net aan die begin van ware ontvouing.
1 Johannes 3:2;

> Geliefdes, nou is ons kinders van God, en dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees nie; maar ons weet dat ons, as Hy verskyn, aan Hom gelyk sal wees, omdat ons Hom sal sien soos Hy is.

**Punt 8**
1 Johannes 3:1;
1 Kyk wat 'n liefde die Vader aan ons betoon het, dat ons kinders van God genoem kan word! Om hierdie rede ken die wêreld ons nie, omdat dit Hom nie geken het nie.
**Gevolgtrekking:**
God se liefde word geopenbaar in dat Hy beskik het dat ons kinders van God genoem kan word.

**Punt 9**
Sefánja 3:17;
17 Die HERE jou God is by jou, 'n held wat verlossing skenk. Hy verheug Hom oor jou met blydskap; Hy swyg in sy liefde; Hy juig oor jou met gejubel.
**Gevolgtrekking:**
God se liefde word daarin geopenbaar dat Hy Homself oor Sy verloste Volk met blydskap en met gejubel sal verheug.

Vergelyk ook hiermee:
Lukas 15:23-24;
23 En bring die vetgemaakte kalf en slag dit, en laat ons eet en vrolik wees.
24 Want hierdie seun van my was dood en het weer lewendig geword; en hy was verlore en is gevind. En hulle het begin vrolik word.

## 10. Die Geregtigheid of Regverdigheid Van God.

**Let Wel:** Die woorde "Regverdig" en "Reg", en "Geregtigheid" en "Regverdigheid" kom uit dieselfde woorde in die Hebreeuse en die Griekse Ou en Nuwe Testamente.

### 10.1 Die Feit dat God Regverdig is.

Esra 9:15;

> HERE, God van Israel, U is regverdig; want ons het as vrygeraaktes oorgebly soos dit vandag is. Hier is ons in ons skuld voor u aangesig, want niemand kan om sulke dinge voor u aangesig bestaan nie.

Psalm 116:5;

> Die HERE is genadig en regverdig, en onse God is 'n ontfermer.

Jeremia 12:1;

> Regverdig is U, o HERE, as ek met U sou twis. Tog wil ek oor regsake met U spreek: Waarom is die weg van die goddelose voorspoedig? Waarom lewe hulle rustig, almal wat ontrou bedrywe?

Johannes 17:25;

> Regverdige Vader, al het die wêreld U nie geken nie, tog het Ek U geken, en hulle hier het erken dat U My gestuur het.

Psalm 145:17;

> *Sade*. Die HERE is regverdig in al sy wee en goedgunstig in al sy werke.

**Gevolgtrekking:**
God is regverdig.

### 10.2 Wat beteken Geregtigheid, of om Regverdig te wees?

Eségiël 18:5;

> Maar as iemand regverdig is en reg en geregtigheid doen;

Sefánja 3:5;

> Die HERE is regverdig binne-in hom, Hy doen geen onreg nie; elke môre laat Hy sy reg aan die lig kom, dit ontbreek nooit nie; maar die kwaaddoener ken geen skaamte nie

Om regverdig te wees beteken om daardie soort van karakter te hê wat jou sal lei om altyd dit wat reg is te doen.
Die Hebreeuse woord hiervoor, in sy basiese betekenis, beteken om "reg" of "reguit" te wees, dit is sonder 'n buig of 'n draai. Dit het dieselfde betekenis in Afrikaans. In die Grieks het dit die betekenis van "gebruiklik" of "gewoonte", dit wil sê dit wat volgens gebruik of gewoonte is.

Die Geregtigheid of Regverdigheid van God is daardie eienskap van Hom wat Hom altyd lei om reg te doen. En dit nie net altyd wanneer Hy ongeregtigheid straf nie, soos so baie keer in ons prediking voorkom. Heiligheid dui meer op God se Aard soos Hy in Homself is; Geregtigheid dui meer op Sy Aard, soos Hy teenoor andere optree.

## 10.3 Hoe word die Geregtigheid of Regverdigheid van God geopenbaar?

**Punt 1**

Psalm 11:4-7;

4 Die HERE is in sy heilige paleis; die troon van die HERE is in die hemel; sy oë sien, sy ooglede toets die mensekinders.

5 Die HERE toets die regverdiges; maar sy siel haat die goddelose en die wat geweld liefhet

6 Hy sal op die goddelose vangnette, vuur en swawel laat reën en 'n gloeiende wind sal die deel van hulle beker wees.

7 Want die HERE is regverdig; Hy het geregtigheid lief; die opregtes sal sy aangesig sien.

**Gevolgtrekking:**

Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy Geregtigheid liefhet en goddeloosheid haat.

**Punt 2**

Exodus 9:23-27;

23 En Moses het sy staf na die hemel uitgesteek, en die HERE het donder en hael gegee, en vuur het na die aarde uitgeskiet; en die HERE het hael op Egipteland laat reën.

24 En daar was hael en onophoudelike vuur binne-in die hael, baie swaar, soos in die hele Egipteland nooit gewees het vandat dit aan 'n volk behoort het nie.

25 En die hael het in die hele Egipteland geslaan alles wat in die veld was, mense sowel as diere. Ook het die hael al die plante van die veld geslaan en al die bome van die veld verbreek.

26 Net soos in die land Goosen, waar die kinders van Israel was, was daar geen hael nie.

27 Toe het Farao Moses en Aäron laat roep en vir hulle gesê: Ek het dié keer sonde gedoen. Die HERE is reg, maar ek en my volk het ongelyk.

2 Kronieke 12:5-6;

5 Daarop kom die profeet Semája na Rehábeam en die owerstes van Juda wat vanweë Sisak in Jerusalem bymekaargekom het, en sê vir hulle: So spreek die HERE: Julle het My verlaat; daarom gee Ek julle ook oor in die hand van Sisak.

6 Hierop het die owerstes van Israel en die koning hulle verootmoedig en gesê: Die HERE is regverdig

Daniël 9:12, 14;

12 En Hy het sy woorde in vervulling laat gaan wat Hy oor ons gespreek het en oor ons rigters wat ons bestuur het, deur groot onheil oor ons te bring wat onder die ganse hemel nie gebeur het soos in Jerusalem nie;

14 Daarom was die HERE wakker oor die onheil, om dit oor ons te bring; want die HERE onse God is regverdig by al sy werke wat Hy doen, maar ons het nie na sy stem geluister nie.

Openbaring 16:5-6;

5 En ek het die engel van die waters hoor sê: Regverdig, HERE, is U wat is en wat was, U, die Heilige, omdat U hierdie oordeel uitgevoer het;

6 want hulle het die bloed van die heiliges en profete vergiet, en U het aan hulle bloed gegee om te drink, want hulle het dit verdien.

**Gevolgtrekking:**

Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy die straf vir hulle sondes op die sondaars laat neerkom, soos hulle dit verdien.

**Punt 3**

2 Timótheüs 4:8;

Verder is vir my weggelê die kroon van die geregtigheid wat die Here, die regverdige Regter, my in dié dag sal gee; en nie aan my alleen nie, maar ook aan almal wat sy verskyning liefgehad het.

1 Konings 8:32;

wil U dan hoor in die hemel en handel en u knegte reg verskaf deur die skuldige skuldig te laat verklaar en sy wandel op sy hoof te lê en die regverdige regverdig te verklaar deur hom te gee na sy geregtigheid.

Psalm 7:9-11;

9 Die HERE oordeel die volke. Doen aan my reg, HERE, na my geregtigheid en na my onskuld wat by my is.

10 Laat tog die boosheid van die goddelose mense 'n einde neem, maar bevestig U die regverdige, ja, U wat harte en niere toets, o regverdige God!

11 My skild is by God wat die opregtes van hart verlos.

Hebreërs 6:10;

Want God is nie onregverdig om julle werk te vergeet nie en die liefdearbeid wat julle betoon het vir sy Naam, omdat julle die heiliges gedien het en nog dien.

**Gevolgtrekking:**
Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy aan die regverdige die beloning laat toekom wat hulle getrouheid verdien.

**Punt 4**
Psalm 98:1-3;
1 Sing tot eer van die HERE 'n nuwe lied, want Hy het wonders gedoen; sy regterhand en sy heilige arm het Hom gehelp.
2 Die HERE het sy heil bekend gemaak, sy geregtigheid voor die oë van die nasies geopenbaar.
3 Hy het gedink aan sy goedertierenheid en sy trou aan die huis van Israel; al die eindes van die aarde het die heil van onse God gesien.

Psalm 103:6;
Die HERE doen geregtigheid en reg aan almal wat verdruk word.
Psalm 129:1-4;
1 Alreeds te veel het hulle my as vyand behandel van my jeug af -- laat Israel dit sê --
2 alreeds te veel het hulle my as vyand behandel van my jeug af; tog het hulle my nie oorwin nie.
3 Ploeërs het op my rug geploeg; hulle het die vore lank getrek.
4 Die HERE is regverdig: Hy het die toue van die goddelose afgekap.
2 Thessalonicense 1:6-7;
6 aangesien dit reg is by God om aan die wat julle verdruk, verdrukking te vergelde,
7 en aan julle wat verdruk word, verligting te gee saam met ons in die openbaring van die Here Jesus uit die hemel met sy magtige engele.
**Gevolgtrekking:**
Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy sy volk teen hulle vyand beskerm en hulle uit hulle hand verlos.
In die gewone prediking hoor ons meer van die geregtigheid en regverdigheid van God in die sin dat Hy sondaars straf, maar in die Bybel leer ons meer daarvan in die sin dat Hy sy Volk beskerm. In die hedendaagse gebruik word dit meer as 'n hoedanigheid van God voorgehou wat die sondaars moet laat sidder; in die Bybel word dit meer uitgebring as 'n hoedanigheid van God wat sy Volk vreugde en vertroue gee.
Let byvoorbeeld op die volgende voorbeelde:-
Psalm 96:11-13;
11 Laat die hemele bly wees en die aarde juig; laat die see en sy volheid bruis.

12 Laat die veld juig en al wat daarin is; dan sal al die bome van die bos jubel
13 voor die aangesig van die HERE; want Hy kom, want Hy kom om die aarde te oordeel; Hy sal die wêreld oordeel in geregtigheid en die volke in sy trou.

Jeremia; 9:24;

maar laat hy wat wil roem, hom hierop beroem dat hy verstaan en My ken, dat Ek die HERE is wat goedertierenheid, reg en geregtigheid op die aarde doen; want in dié dinge het Ek 'n behae, spreek die HERE.

Psalm 116:5-6;

5 Die HERE is genadig en regverdig, en onse God is 'n ontfermer.
6 Die HERE bewaar die eenvoudiges; ek het swak geword, maar Hy het my gehelp.

Psalm 145:14-19;

14 *Samek.* Die HERE ondersteun almal wat val, en Hy rig almal op wat neergeboë is.
15 *Ajin.* Die oë van almal wag op U, en U gee hulle hul spys op die regte tyd.
16 *Pe*. U maak u hand oop en versadig alles wat lewe met welbehae.
17 *Sade*. Die HERE is regverdig in al sy weë en goedgunstig in al sy werke.
18 *Kof*. Die HERE is naby almal wat Hom aanroep, almal wat Hom aanroep in waarheid.
19 *Resj.* Hy vervul die wens van die wat Hom vrees, en Hy hoor hul hulpgeroep en verlos hulle

Openbaring 15:3;

En hulle het die lied gesing van Moses, die dienskneg van God, en die lied van die Lam, en gesê: Groot en wonderlik is u werke, Here God, Almagtige; regverdig en waaragtig is u weë, o Koning van die heiliges!

Selfs die geregtigheid van God wanneer Hy die sondaars straf, word met die verlossing van God se Volk in verband gebring.

Soos byvoorbeeld in:
2 Thessalonicense 1:6-7;

6 aangesien dit reg is by God om aan die wat julle verdruk, verdrukking te vergelde,
7 en aan julle wat verdruk word, verligting te gee saam met ons in die openbaring van die Here Jesus uit die hemel met sy magtige engele.

Openbaring 19:1-2;
1 En ná hierdie dinge het ek iets soos ‘n groot stem van ‘n groot menigte in die hemel gehoor wat sê; Halleluja, die heil en die heerlikheid en die eer en die krag aan die Here onse God!
2 Want sy oordele is waaragtig en regverdig; want Hy het die groot hoer geoordeel wat die aarde met haar hoerery verderf het, en Hy het die bloed van sy diensknegte op haar gewreek.

Openbaring 16:1-6;
1 EN ek het ‘n groot stem uit die tempel aan die sewe engele hoor sê: Gaan gooi die skale van die grimmigheid van God op die aarde uit.
2 Toe gaan die eerste een weg en gooi sy skaal op die aarde uit, en kwaai en bose swere het aan die mense gekom wat die merk van die dier gehad het en sy beeld aanbid het.
3 En die tweede engel het sy skaal op die see uitgegooi, en dit het bloed geword soos van ‘n dooie, en al die lewende wesens in die see het gesterwe.
4 En die derde engel het sy skaal uitgegooi op die riviere en op die waterfonteine, en dit het bloed geword.
5 En ek het die engel van die waters hoor sê: Regverdig, Here, is U wat is en wat was, u, die Heilige, omdat u hierdie oordeel uitgevoer het;
6 want hulle het die bloed van die heiliges en die profete vergiet, en U het aan hulle gegee om te drink, want hulle het dit verdien.

Hier is dit meer die eer van God se Volk wat gehandhaaf word, en die wraak wat God namens hulle uitoefen, as die lyding van die goddelose wat die uitstaande gedagte is.

**Punt 5**
Nehemía 9:7-8;
7 U is die HERE, die God wat Abram uitverkies het en hom uit Ur van die Chaldeërs uitgelei het en sy naam tot Abraham gemaak het.
8 En U het sy hart getrou bevind voor u aangesig, en U het met hom die verbond gesluit om die land te gee van die Kanaäniete, Hetiete, Amoriete, en Feresiete en Jebusiete en Girgasiete, om dit aan sy nageslag te gee; en U het u woorde vervul, want U is regverdig.

**Gevolgtrekking:**
Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy Sy beloftes hou.

**Punt 6**
Romeine 3:25;

> Hom het God voorgestel in sy bloed as ‘n versoening deur die geloof, om sy geregtigheid te bewys deurdat Hy die sondes ongestraf laat bly het wat tevore gedoen is onder die verdraagsaamheid van God---

**Gevolgtrekking:**
Die Geregtigheid van God word geopenbaar:
(1) Deurdat Hy ‘n versoening voorsien het toe die sonde vergewe is,
(2) In dat Hy die een wat sy geloof in die Plaasvervanger stel, regverdig.

**Punt 7**
1 Johannes 1:9;

> As ons ons sondes bely, Hy is getrou en regverdig om ons sondes te vergewe en ons van alle ongeregtigheid te reinig.

**Gevolgtrekking:**
Die Geregtigheid van God word daarin geopenbaar dat Hy die sondes van die gelowiges vergewe as hulle bely.

## 11. Die Genade, of Goedertierenheid Van God.

**Opmerking:** Dieselfde Hebreeuse woord word soms genade, en soms goedertierenheid vertaal. Hierdie twee woorde beteken dus presies dieselfde. Dit stem ooreen met die Griekse woord in die Nuwe Testament wat as “barmhartig” of “ontferm” vertaal word.

Romeine 9:15;

> Want aan Moses sê Hy: Ek sal barmhartig wees oor wie Ek barmhartig wil wees en My ontferm oor wie Ek My wil ontferm.

Die primêre betekenis van die woord soos in die meeste gevalle gebruik, beteken “goedheid”, veral die goedheid teenoor die sondaar en die een wat ly.

### 11.1 Die Feit dat God Barmhartig en Genadig is.

Psalm 103:8;

> Barmhartig en genadig is die HERE, lankmoedig en groot van goedertierenheid

Deuteronómium 4:31;

> Want die HERE jou God is ‘n barmhartige God; Hy sal jou nie verlaat en jou nie in die verderf stort nie; en Hy sal die verbond van jou vaders wat Hy hulle besweer het, nie vergeet nie.

Psalm 62:13;

> en aan U, o Here, behoort die goedertierenheid; want U vergeld elkeen na sy werk.

Psalm 145:8;

> *Get*. Genadig en barmhartig is die HERE, lankmoedig en groot van goedertierenheid.

Psalm 86:15;

> Maar U, Here, is ‘n barmhartige en genadige God, lankmoedig en groot van goedertierenheid en trou.

**Gevolgtrekking:**

Die Here is barmhartig, genadig, lankmoedig en groot van goedertierenheid.

### 11.2 Teenoor wie betoon God sy Genade ?

**Punt 1**

Romeine 9:15, 18;

15 Want aan Moses sê Hy: Ek sal barmhartig wees oor wie Ek barmhartig wil wees en My ontferm oor wie Ek My wil ontferm.

18 So is Hy dan barmhartig oor wie Hy wil en Hy verhard wie Hy wil.

**Gevolgtrekking:**

God betoon Sy barmhartigheid of genade, teenoor wie Hy wil. Hy is volkome soewerein in die uitoefening van Sy Genade. Maar ons moet dit

in gedagte hou, dat alhoewel dit so is, en niemand aan God kan voorskryf nie, wil God nogtans genadig wees teenoor almal vir wie Hy genadig kan wees.
2 Petrus 3:9; (Hier moet u veral ons behandeling van die twee verskillende soorte "saad" in ons reeks; "Die Verlore Tien Stamme Van Israel", en ons ander geskrifte, in gedagte hou).

Die Here vertraag nie die belofte soos sommige dit vertraging ag nie, maar Hy is lankmoedig oor ons en wil nie hê dat sommige moet vergaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom.

**Punt 2**
Deuteronómium 7:9;

Jy moet dan weet dat die HERE jou God God is, die getroue God wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat Hom liefhet en sy gebooie onderhou, in duisend geslagte.

Exodus 20:6;

en Ek bewys barmhartigheid aan duisende van die wat My liefhet en my gebooie onderhou.

Psalm 103:11, 17;

11 Want so hoog as die hemel is bo die aarde, so geweldig is sy goedertierenheid oor die wat Hom vrees
17 Maar die goedertierenheid van die HERE is van ewigheid tot ewigheid oor die wat Hom vrees, en sy geregtigheid vir kindskinders,

2 Kronieke 6:14;

en gesê: HERE , God van Israel, daar is in die hemel of op die aarde geen God soos U nie, wat die verbond en die goedertierenheid hou vir u knegte wat voor u aangesig wandel met hulle hele hart.

**Gevolgtrekking;**
Die goedertierenheid van God word teenoor diegene geopenbaar wat Hom vrees en liefhet: Sy diensknegte wat voor Hom wandel met hulle hele hart. "Die vrees van die HERE" en " die liefde van die Here" soos in die Bybel gebruik, is sinoniem.
Vergelyk:
Spreuke 8:13;

Die vrees van die HERE is om te haat wat sleg is; hoogmoed en trotsheid en 'n slegte wandel en 'n huigelagtige mond haat ek.

Spreuke 16:6;

Deur liefde en trou word die skuld versoen, en deur die vrees van die HERE wyk ‘n mens af van die kwaad.

Met:

1 Johannes 5:3;

Want dit is die liefde tot God, dat ons sy gebooie bewaar; en sy gebooie is nie swaar nie.

Hulle kyk albei na dieselfde gesindheid van God, vanuit twee verskillende oogpunte.

**Punt 3**

Spreuke 28:13;

Hy wat sy oortredinge bedek, sal nie voorspoedig wees nie; maar hy wat dit bely en laat staan, sal barmhartigheid vind.

**Gevolgtrekking:**

Die barmhartigheid van God word aan diegene geopenbaar wat hulle oortredinge bely en laat staan.

**Punt 4**

Psalm 32:10;

Die goddelose het baie smarte, maar hy wat op die HERE vertrou---met goedertierenheid sal Hy hom omring.

**Gevolgtrekking:**

Die goedertierenheid van God word aan diegene geopenbaar wat op die HERE vertrou -- ”met goedertierenheid sal Hy hom omring”

**Punt 5**

Psalm 86:5;

Want U, o Here, is goed en vergewensgesind en groot van goedertierenheid vir almal wat U aanroep.

**Gevolgtrekking:**

Die goedertierenheid van God word aan al diegene geopenbaar wat Hom aanroep.

Vergelyk:

Romeine 10:12-13;

12 Want daar is geen onderskeid tussen Jood en Griek nie; dieselfde Here tog is Here van almal en is ryk oor almal wat Hom aanroep.

13 Want: Elkeen wat die Naam van die Here aanroep, sal gered word.

**Punt 6**

Jesaja 49:13;

Jubel, o hemele, en juig, aarde; en berge breek uit in gejubel! Want die HERE het sy volk getroos en ontferm Hom oor sy ellendiges.

**Gevolgtrekking:**

Die goedertierenheid van die Here word aan sy volk in hulle ellende geopenbaar. (Dit dui op veral op sy Israel volk.)

## 11.3 Hoe word die Goedertierenheid van die Here geopenbaar?

**Punt 1**

Exodus 34:7;

wat die goedertierenheid bewaar vir duisende, wat ongeregtigheid en oortreding en sonde vergewe, maar nooit ongestraf laat bly nie; wat die ongeregtigheid van die vaders besoek aan die kinders en aan die kindskinders, aan die derde en aan die vierde geslag.

Jesaja 55:7;

Laat die goddelose sy weg verlaat en die kwaaddoener sy gedagtes; en laat hy hom tot die HERE bekeer, dan sal Hy hom barmhartig wees; en tot onse God, want Hy vergeef menigvuldiglik.

Jona 4:2;

Toe bid hy tot die HERE en sê: Ag, HERE, het ek dit nie gedink terwyl ek nog in my land was nie? Daarom het ek tevore na Tarsis gevlug; want ek het geweet dat U ‘n genadige en barmhartige God is, lankmoedig en groot van goedertierenheid, en Een wat berou het oor die onheil.

Jeremia 3:12;

Gaan en roep hierdie woorde na die noorde toe uit en sê: Keer terug, o afkerige, Israel, spreek die HERE. Ek sal julle nie donker aankyk nie, want Ek is goedertierenheid, spreek die HERE; Ek sal die toorn nie vir ewig behou nie.

Miga 7:18;

Wie is ‘n God soos U, wat die ongeregtigheid vergewe en by die oortreding van die oorblyfsel van sy erfdeel verbygaan? Hy hou toorn nie vir ewig vas nie, maar het ‘n welbehae in die goedertierenheid.

Psalm 51:3;

Wees my genadig, o God, na u goedertierenheid; delg my oortreding uit na die grootheid van u barmhartigheid.

Númeri 14:18-20;

18 Die HERE is lankmoedig en groot van goedertierenheid, wat die ongeregtigheid en oortreding vergewe, maar nooit ongestraf laat bly nie, wat die ongeregtigheid van die vaders besoek aan die kinders, aan die derde en aan die vierde geslag.

19 Vergeef tog die ongeregtigheid van hierdie volk na die grootheid van u goedertierenheid, en soos U hierdie volk van Egipte af tot hiertoe vergewe het.

20 Toe sê die HERE: Ek vergewe, volgens jou woord.

**Gevolgtrekking:**
Die goedertierenheid van die HERE word geopenbaar in sy vergifnis van sonde wanneer dit bely en laat staan word. Hierdie openbaring van die genade van God lê baie van Sy ander openbaringe ten grondslag.

**Punt 2**
Nehemía 9:16-18, 26-27, 30-31;
16 Maar hulle, naamlik ons vaders, het vermetel gehandel en hulle nek verhard en nie na u gebooie geluister nie;
17 ja, hulle het geweier om te luister en nie gedink aan u wonders wat U by hulle gedoen het nie; maar hulle het hul nek verhard en in hul wederstrewigheid ‘n hoof aangestel om terug te gaan na hulle slawerny. Maar U is ‘n God van vergewing, genadig en barmhartig, lankmoedig en groot van goedertierenheid, en U het hulle nie verlaat nie.
18 Selfs toe hulle ‘n gegote kalf vir hulle gemaak en gesê het: Dit is jou gode wat jou uit Egipte laat optrek het! -- en hulle groot, afskuwelike dinge gedoen het,
26 Maar hulle het wederstrewig en opstandig geword teen U en u wet agter hulle rug gewerp; en u profete wat hulle gewaarsku het, om hulle na U terug te bring, het hulle gedood en groot, afskuwelike dinge gedoen.
27 Daarom het U hulle oorgegee in die hand van die teëstanders, dat die hulle in benoudheid sou bring. Maar wanneer hulle in die tyd van hulle benoudheid U aangeroep het, het U uit die hemel gehoor en na u grote barmhartigheid aan hulle verlossers gegee, dat dié hulle uit die hand van hul teëstanders kon verlos.
30 En U was baie jare lankmoedig oor hulle, en U het hulle gewaarsku deur u Gees, deur middel van u profete; maar hulle het geen gehoor gegee nie. Daarom het U hulle oorgegee in die hand van die volke van die lande.
31 Maar in u grote barmhartigheid het U hulle nie volkome vernietig en hulle nie verlaat nie, want U is ‘n genadige en barmhartige God.

**Gevolgtrekking:**
Die genade van die HERE word geopenbaar in dat Hy lankmoedig met sondaars is, selfs wanneer hulle hardnekkig met hulle sondes voortgaan.
Vergelyk:
2 Petrus 3:9;

Die Here vertraag nie die beloftes soos sommige dit vertraging ag nie, maar Hy is lankmoedig oor ons en wil nie hê dat sommige moet vergaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom.

**Punt 3**

Psalm 6:1-5;

1 Vir die musiekleier; met 'n snaarinstumente; met basstem, 'n Psalm van Dawid.

2 o HERE, straf my nie in u toorn nie, en kasty my nie in u grimmigheid nie.

3 Wees my genadig, HERE, want ek is verswak; maak my gesond, HERE, want my gebeente is verskrik.

4 Ja, my siel is baie verskrik; en U, HERE, tot hoe lank?

5 Keer terug, HERE, red my siel; verlos my om u goedertierenheid ontwil.

Filippense 2:27;

Want hy was ook siek tot by die dood; maar God was hom barmhartig, en nie hom alleen nie, maar ook my, dat ek nie droefheid sou hê nie.

Exodus 15:13;

U het deur u guns die volk gelei wat U verlos het; U het hulle deur u krag na u heilige woning gevoer.

**Gevolgtrekking:**

Die genade van die HERE word geopenbaar in sy verlossing van siekte, smart en verdrukking.

**Punt 4**

Psalm 21:8.

Want die koning vertrou op die HERE, en deur die goedertierenheid van die Allerhoogste sal hy nie wankel nie.

**Gevolgtrekking:**

Die genade van God word daarin geopenbaar dar Hy die veiligheid van die wat op Hom vertrou, bewaar.

**Punt 5**

Psalm 59:17.

Maar ék sal sing van u sterkte en elke môre jubel oor u goedertierenheid, want U was 'n rotsvesting vir my en 'n toevlug in die dag toe ek benoud was.

**Gevolgtrekking:**

Die genade van die HERE word daarin geopenbaar dat Hy 'n rotsvesting en 'n toevlug in die dag van benoudheid is.

# 12. Die Getrouheid Van God.

## 12.1 Die Feit dat God Getrou is.

Deuteronómium 7:9;

Jy moet dan weet dat die HERE jou God, God is, die getroue God wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat Hom liefhet en sy gebooie onderhou, in duisend geslagte.

Deuteronómium 32:4;

Die Rots -- volkome is sy werk; want al sy weë is strafgerigte; ‘n God van trou en sonder onreg; regverdig en reg is Hy.

Jesaja 49:7;

So sê die HERE, die Verlosser van Israel, sy Heilige, aan die diep veragte, aan Hom wat ‘n afsku is by die volk, ’n Kneg van die heersers: Konings sal dit sien en opstaan, vorste, en hulle sal hul neerbuig ter wille van die HERE wat getrou is, van die Heilige van Israel wat U uitverkies het.

1 Korinthiërs 1:9;

God is getrou, deur wie julle geroep is tot die gemeenskap met sy Seun Jesus Christus, onse Here.

1 Korinthiërs 10:13;

Geen versoeking het julle aangegryp behalwe ’n menslike nie: maar God is getrou, wat nie sal toelaat dat julle bo julle kragte versoek word nie; maar Hy sal saam met die versoeking ook die uitkoms gee, sodat julle dit sal kan verdra.

1 Thessalonicense 5:24;

Hy wat julle roep, is getrou; Hy sal dit ook doen.

2 Thessalonicense 3:3;

Maar die Here is getrou; Hy sal julle versterk en bewaar van die Bose

1 Johannes 1:9;

As ons ons sondes bely, Hy is getrou en regverdig om ons die sondes te vergewe en ons van alle ongeregtigheid te reinig.

**Gevolgtrekking:**

God is getrou.

## 12.2 Wat beteken “getrou”.

**(1) Die WOORDAFDELING, of ETIMOLOGIE:**

Die Hebreeuse wortel waaruit die woorde wat as “getrou” of “getrouheid” vertaal word, afgelei is, beteken in die On Testament om op te lig, of op te tel, of om te ondersteun.

Wanneer dit dus op ‘n persoon van toepassing is, beteken dit ‘n persoon wat jy op kan reken of met gerustheid op kan leun.

Die Griekse woord in die Nuwe Testament beteken betroubaarheid, of wat jy op kan reken.

**(2) Gebruik:**

Psalm 119:86;

Al u gebooie is waarheid; hulle vervolg my sonder oorsaak; help my!

Spreuke 14:5;

'n Betroubare getuie lieg nie, maar 'n valse getuie strooi leuens uit.

Matthéüs 24:45-46;

45 Wie is dan die getroue en verstandige dienskneg vir wie sy heer oor sy diensvolk aangestel het om hulle hul voedsel op tyd te gee?

46 Gelukkig is daardie dienskneg vir wie sy heer, as hy kom, op hierdie manier besig sal vind.

Matthéüs 25:21, 23;

21 En sy heer sê vir hom: Mooi so, goeie en getroue dienskneg, oor weinig was jy getrou, oor veel sal ek jou aanstel. Gaan in in die vreugde van jou heer.

23 Sy heer sê vir hom: Mooi so, goeie en getroue dienskneg, oor weinig was jy getrou, oor veel sal ek jou aanstel. Gaan in in die vreugde van jou heer.

1 Timótheüs 1:15;

Dit is 'n betroubare woord en werd om ten volle aangeneem te word, dat Christus Jesus in die wêreld gekom het om sondaars te red van wie ek die vernaamste is.

Openbaring 21:5;

En Hy wat op die troon sit, het gesê: kyk, Ek maak alles nuut. En Hy het vir my gesê: Skryf, want hierdie woorde is waaragtig en betroubaar.

Ons kan dus sien dat die Bybelse gebruik van die woord met sy woordafleiding ooreenstem. Maar die betekenis sal nog duideliker uitkom wanneer ons gaan sien hoedat die getrouheid van God geopenbaar word. Daarom, as ons die afleiding maak dat God getrou is, beteken dit dat God Iemand is op wie ons VOLKOME kan VERTROU en ons op verlaat.

## 12.3 Die Omvang van God se Getrouheid.

**Punt 1**

Klaagliedere 3:23;

hulle is elke môre nuut; u trou is groot.

**Gevolgtrekking:**

Die getrouheid van God is groot.

**Punt 2**
Psalm 36:6;
o HERE, u goedertierenheid is tot in die hemele, u trou tot in die wolke.

**Gevolgtrekking:**
Die trou van God reik tot aan die wolke.
Lees Psalm 36:7 en ook Psalm 89:3 en let op na die verband..
Psalm 36:7;
U geregtigheid is soos die berge van God; u oordele is ‘n groot watervloed. HERE, u behou mense en diere!
Psalm 89:3;
Want ek het gesê: Goedertierenheid sal vir ewig gebou word; in die hemele--- daar bevestig U u trou.

**Punt 3**
Psalm 33:4;
Want die woord van die HERE is reg, en al sy werk is met trou.

**Gevolgtrekking:**
Al die werke van die HERE is met trou.

## 12.4 Hoe die Getrouheid van die HERE geopenbaar word.

**Punt 1**
Hebreërs 10:23, 36-37;
23 Laat ons die belydenis van die hoop onwankelbaar vashou, want Hy wat dit beloof het, is getrou;
36 Want julle het lydsaamheid nodig, om, nadat julle die wil van God gedoen het, die belofte te verkry.
37 Want nog ‘n klein tydjie, en Hy wat kom, sal kom en nie versuim nie.
Deuteronómium 7:9;
Jy moet dan weet dat die HERE jou God God is, die getroue God wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat Hom liefhet en sy gebooie onderhou, in duisend geslagte.
1 Konings 8:23-24, 56;
23 en gesê: HERE, God van Israel, daar is bo in die hemel of onder op die aarde geen God soos U nie, wat die verbond en die goedertierenheid hou vir u knegte wat voor u aangesig wandel met hulle hele hart.
24 wat vir u kneg, my vader Dawid, u belofte aan hom gehou het; ja, met u mond het U dit gespreek en dit met u hand volbring soos dit vandag is.

56 Geloofd sy die HERE wat aan sy volk Israel rus gegee het net soos Hy gespreek het; geen enkele woord het onvervuld gebly van al die goeie woorde wat Hy deur die diens van sy kneg Moses gespreek het nie.

Psalm 89:34-35;

34 Maar my goedertierenheid sal Ek van hom nie wegneem en my trou nie verbreek nie.

35 Ek sal my verbond nie ontheilig nie, en wat oor my lippe gegaan het, sal Ek nie verander nie.

Ps. 119:89-90;

89 Vir ewig, o HERE, staan u woord vas in die hemele.

90 U trou is van geslag tot geslag; U het die aarde bevestig, en dit bly staan.

**Gevolgtrekking:**

Die getrouheid van God word daarin geopenbaar dat Hy sy beloftes en sy verbond hou. Hy vervul elke woord wat uit sy mond uitgegaan het, afgesien van wat die mens ook al doen.

**Punt 2**

1 Petrus 4:19;

So laat dan ook die wat volgens die wil van God ly, hulle siele aan Hom as die getroue Skepper toevertrou met goeie dade.

Psalm 89:21-27; (hierdie kan met reg "Die Getrouheids Psalm " genoem word)

21 Ek het Dawid, my kneg, gevind, met my heilige olie hom gesalf,

22 met wie my hand bestendig sal wees; ook sal my arm hom versterk.

23 Die vyand sal hom nie oorval en die kwaaddoener hom nie verdruk nie;

24 maar Ek sal sy teëstanders voor hom weg verpletter; en die wat hom haat, sal Ek verslaan.

25 En my trou en my goedertierenheid sal met hom wees, en deur my Naam sal sy horing verhef word.

26 En Ek sal sy hand lê op die see en sy regterhand op die riviere.

27 Hy is dit wat My sal noem; U is my Vader, my God en die rots van my heil!

**Gevolgtrekking:**

Die getrouheid van God word daarin geopenbaar dat Hy nooit daarin faal om sy diensknegte in hulle oomblikke van stryd, beproewing en toetsing te verdedig en uit te red nie.

**Punt 3**
Klaagliedere 3:22-23;
22 *Get.* Dit is die goedertierenhede van die HERE dat ons nie omgekom het nie, want sy barmhartighede het geen einde nie;
23 hulle is elke môre nuut; u trou is groot.
Jeremia 51:5;
Want Israel en Juda is nie in weduweeskap gelaat deur hulle God nie, deur die HERE van die leërskare nie, al was hulle land vol skuld voor die Heilige van Israel.

**Gevolgtrekking:**
Die getrouheid van God word geopenbaar in dat Hy sy volk bystaan en hulle red, selfs wanneer hulle aan Hom ontrou is.
Vergelyk:
2 Timótheüs 2:23;
(Ons veiligheid berus op SY GETROUHEID nie op ons s'n nie).
As ons ontrou is , Hy bly getrou, Hy kan Homself nie verloën nie.
1 Samuel 12:20-22;
20 Toe sê Samuel vir die volk: Wees nie bevrees nie. Julle het al hierdie kwaad gedoen; maar wyk nie van die HERE af nie, en dien die HERE met julle hele hart.
21 En julle mag nie afwyk nie, want dan gaan julle agter nietige afgode aan wat nie kan help of red nie, omdat hulle nietighede is.
22 Want die HERE sal sy volk ter wille van sy grote Naam nie verwerp nie, omdat dit die HERE behaag het om van julle vir Hom 'n volk te maak.

**Punt 4**
1 Korinthiërs 10:13;
Geen versoeking het julle aangegryp behalwe 'n menslike nie; maar God is getrou, wat nie sal toelaat dat julle bo julle kragte versoek word nie; maar Hy sal saam met die versoeking ook die uitkoms gee, sodat julle dit sal kan verdra.

**Gevolgtrekking:**
Die getrouheid van God word daarin geopenbaar dat Hy nie sal toelaat dat sy kinders bokant hulle kragte versoek word nie, maar saam met die versoeking sal Hy ook die uitkoms gee, sodat hulle dit kan verdra.

**Punt 5**
2 Thessalonicense 3:3;
Maar die Here is getrou; Hy sal julle versterk en bewaar van die Bose

1 Korinthiërs 1:8-9;
8 wat julle ook sal bevestig tot die einde toe, om in die dag van onse Here Jesus Christus onberispelik te wees.
9 God is getrou, deur wie julle geroep is tot die gemeenskap met sy Seun Jesus Christus, onse Here.
1 Thessalonicense 5:23-24;
23 En mag Hy ,die God van die vrede, julle volkome heilig maak, en mag julle gees en siel en liggaam geheel en al onberispelik bewaar word by die wederkoms van onse Here Jesus Christus!
24 Hy wat julle roep, is getrou, Hy sal dit ook doen.

**Gevolgtrekking:**
Die getrouheid van God word geopenbaar in dat Hy diegene wat Hy geroep het ondersteun en bevestig deur hulle van die bose te bewaar en hulle volkome heilig maak en hulle, gees en siel en liggaam onberispelik bewaar by die wederkoms van onse Here Jesus Christus. Die vertroue wat die kinders van die Here in hulle toekoms kan hê, berus nie op hulle getrouheid nie; **MAAR OP DIE VAN DIE HERE.**

Vergelyk:
Johannes 10:28-29;
28 En Ek gee hulle die ewige lewe, en hulle sal nooit verlore gaan tot in ewigheid nie, en niemand sal hulle uit my hand ruk nie.
29 My vader wat hulle aan My gegee het, is groter as almal; en niemand kan hulle uit die hand van my Vader ruk nie.

**Punt 6**
Psalm 119:75;
75 Ek weet HERE, dat u oordele regverdig is en dat U my uit getrouheid verdruk het.

**Gevolgtrekking:**
Die getrouheid van God word daarin geopenbaar deurdat Hy sy kinders kasty wanneer hulle oortree.
Vergelyk:
Hebreërs 12:6;
want die Here tugtig hom wat Hy liefhet, en Hy kasty elke seun wat Hy aanneem.

**Punt 7**
1 Johannes 1:9;
As ons ons sondes bely, hy is getrou en regverdig om ons die sondes te vergewe en ons van alle ongeregtigheid te reinig.

**Gevolgtrekking:**
Die getrouheid van die HERE word daarin geopenbaar dat Hy sy kinders vergeef as hulle hul sonde bely. Ons versekering dat God ons sondes sal vergeef as ons dit bely, berus op twee bekende eienskappe van God, naamlik:**“God is regverdig en getrou”.**

Om te twyfel dat jou sondes jou vergewe word wanneer jy dit bely, is om die geregtigheid en die getrouheid van God te bevraagteken, en ook sy geloofwaardigheid. Dit is glad nie ‘n teken van nederigheid nie, maar aanmatigend.

**Punt 8**
Psalm 143:1-2;
1 o HERE, hoor my gebed; luister tog na my smekinge; verhoor my in u trou, in u geregtigheid.
2 En gaan nie na die gereg met u kneg nie, want niemand wat leef, is voor u aangesig regverdig nie.

**Gevolgtrekking:**
God se geregtigheid word geopenbaar deurdat Hy die gebede van sy kinders verhoor.

Die **Geregtigheid**, **Genade** en **Getrouheid** van God loop heeltemal ewewydig en hulle is almal gewy aan en gerig op die verlossing, verdediging en volkome en ewige **REDDING VAN GOD SE VOLK.**

Die Einde.

(Met erkenning aan Dr. R.A.Torrey.)

# Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ‘n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes. siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ‘n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia kantoor:

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |

| No | Titel |
|---|---|
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |

| No | Titel |
|---|---|
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |

| No | Titel |
|---|---|
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Griek of Jood |

**English books available**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel’s 70$^{th}$ week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his “Cushite” Wife |
| 26 | Unpublished Writings |

| | |
|---|---|
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour |
| 30 | The Book of Romans |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar

**'n Biografie van F.W.C. Neser**

Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom is daar 'n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD's en Videobande**

Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD's en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**

Besoek ook **ons webtuiste:** www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 100 Afr. en Eng. boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com

Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD's/of DVD's te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.